SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 26 MEI 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 in Afrikaans en om 08:30 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat die heengaan van Laetitea Snyman, ZS6O, die eggenote van Tiny Snyman, ZS6OC, agv 'n hartaanval aangekondig word.
Aan Tiny, hul kinders, kleinkinders, familie en vriende gaan ons innige meegevoel en sterkte word aan almal toegewens.

POUSE

In die nuus vandag:

5670 MHz PRESTASIE DEUR ZS6AXT

NUWE LEDE EN 'N VERRASSING VIR HULLE

DAYTON HAMVENTION NUUSUITTREKSELS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander interessante nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur voor 18:00 op Donderdae. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

5670 MHz PRESTASIE DEUR ZS6AXT

Die volgende nuusberig word onveranderd (net vertaal) weergegee soos ontvang van Ivo Chladek, ZS6AXT:

"Die eerste ooit QSO tussen Afrika en Asi=EB en JA na ZS in die 6cm (5760 MHz) band: Op Saterdag 30 Maart, om 23:00 lokale tyd, bewerkstellig ZS6AXT 'n QSO met JA7BMB in die 6cm/5760 MHz-band dmv maankaatsing. Seine was heel goed met sterk Dopplereffek. ZS6AXT het sy 5m skottel met 20W uitset van sy sender gebruik. Dit is sy derde kontinent op hierdie band gekontak nadat 11 ander stasies in Europa en Noord-Amerika gedurende die vorige jaar gekontak is".

"Volgende hierop is met LXIDB op 19 April kontak gemaak met 559/449 rapporte vir stasie No 13 op hierdie band en 'n nuwe land".

Veels geluk Ivo vir die wonderlike prestasie! Wie gaan hierdieprestasie ewenaar of beter vaar?

NUWE LEDE EN 'N VERRASSING VIR HULLE

Die volgende amateurs, en voornemende amateurs, het onlangs by die liga aangesluit:

Evan Matthieson ZS1EM; David Lloyd ZR1DD; Luiz De Sousa ZR1LDS; Raoul Coetzee ZS1REC; Eddie Dry ZR1EJD; Derrek Du Plessis ZS1DUP; Pierre Botha ZS1PY; Fred Scheepers ZR1FCS; Des De Bruyn ZR1DES; Claudia Hobbs RAE kandidaat; Richard Brown RAE kandidaat. Garth Moore ZS2AAR; Michael Jones ZS2MJ; Richard Gwilt ZS2RL; David Wilson ZR4DW; Petrus van der Tillaard ZS6AMI; Paul van der Hoven ZS6BAQ; Hester (Estie) Beukes ZR6STB.

Baie welkom aan julle almal, 18 nuwe lede in een week! Dit is die regte besluit wat julle geneem het, julle ondersteuning word waardeer en dit word vertrou dat julle almal 'n vrugbare lidmaatskap van die liga sal ervaar.

Daar wag 'n aangename verrassing vir drie van die nuwe lede wat voor 12 Julie by die SARL aansluit. Daar is drie items aan die liga geskenk waarvoor 'n trekking op 12 Julie gehou sal word en waarvoor slegs alle nuwe lede in aanmerking sal kom. Die items is: 'n Huisalarmstelsel; 'n Telefooninterkomstelsel en; 'n Universele afstandbeheerstelsel vir TV's ens.

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE

Die Sandton Amateurradioklub sal 'n spesiale geleentheidstasie bedryf om die einde van die Anglo-Boereoorlog te gedenk.

Die stasie met die spesiale roepsein ZS100BW sal in bedryf wees vanaf Melrosehuis in Jacob Marestraat, Pretoria. Die vrede van Vereeniging is op 31 Mei 1902 in Melrosehuis onderteken. Die stasie sal vanaf 12:00 SAT op Vrydag 31 Mei tot Sondag 1 Junie op die lug wees. 'n Spesiale geleentheid QSL-kaart sal gestuur word aan alle stasies waarmee gedurende hierdie tydperk kontak gemaak is.

DAYTON HAMVENTION NUUSUITTREKSELS

Hier volg 'n aantal uittreksels uit die ARRL-nuus aangaande gebeure tydens die pas afgelope Dayton Hamvention. Dit is die moeite werd om veral te let op wat sprekers tydens verskeie forums ges  het; dit is hier feitlik net so van toepassing: Hierdie jaar was dit die 50ste herdenking en die 51ste skou. Uitbundigheid en entoesiasme het grootliks die re=EBnerige en ontydige
koue weer tydens die driedaagse gebeurtenis oorkom.
Tydens 'n Hamvention eerste is Mark Elliot, N8WZW, en Cyndi Krieger op Saterdag 18 Mei in die eg verbind.

Besoekers was van mening dat minder nuwe toerusting as in verskeie vorige jare uitgestal is. Daar was egter geen tekort aan amateurradiotoebehore nie. Tussen die nuwes: Yaesu vertoon sy nuwe “draagbare basisstasie”, die FT-897 HF/BHF/UHF sendontvanger, ’n opgewarmde weergawe van die baie gewilde en klein FT-817, sowel as sy FT-8900R vierband FM-stel en VX-7R draagbare stel. Ten-Tec vertoon ’n prototipe van sy nuwe top-van-die-lyn Orion sendontvanger wat die OMNI sal vervang. Ten-Tec s die Orion sal later vanjaar beskikbaar wees. Die Tennessee maatskappy het ook sy nuwe Argonaut V IF-DSP 20 W, HF sendontvanger vertoon. ICOM se nuwe IC-2720 dubbelband mobiele stel het ook sy debuut gemaak en sy D-ster digitale “konsepradiostelsel” was ook vertoon.

President Jim Haynie, W5JBP, het voorgegaan tydens die Hamvention ARRL Forum en die aanwesiges bedank dat hulle lede van die ARRL is.
“Dankie dat u ons in staat stel om die dinge te doen wat ons doen, het hy ges . Daardie aktiwiteite, het hy bygevoeg, fokus daarop om die amateurradiofrekwensies te behou en die ARRL-lede te dien. In die gees van die Hamvention se tema, noodkommunikasie, het hy in antwoord op ’n vraag beklemtoon dat amateurs vindingryk is tydens noodsituasies.”Dit is wat julle deur julle ondervinding weet om ’n radio-operateur te word en nie net die verskaffing van kommunikasie nie,” het hy ges .

Net terug van die voorbereidings vir die W reld Amateurradiokonferensie 2003 in Geneva, Switserland, het ARRL hoofuitvoerende beampte David Sumner, K1ZZ, die jongste nuus oorgedra aangaande die planne vir ’n “geharmoniseerde” w=EAreldwye 300-kHz toekenning in die 40m-band. Sumner het ges=EA dat dit wil blyk dat die
vroe=EBre voorstel om die onderkant van die band na 6900 kHz te verskuif ’n aantal maande gelede van die tafel afgeval het weens sensitiewe staatsbedrywighede onder 7000 kHz deur verskeie lande.

Sumner het ges=EA ’n meer onlangse voorstel is dat die uitsaaidiens tot bokant 7300 kHz verskuif word en 7000-7300 kHz dan w reldwyd aan amateurs toegeken kan word. Behalwe om geen verandering hoegenaamd te maak nie, was hierdie een van verskeie opsies onder bespreking, “almal waarvan wisselende grade van verbetering aan die status quo behels,” het hy ges .

Die FCC se spesiale raadgewer vir Toepassing, Riley Hollingsworth, het ges Amateurradio-operateurs “het baie om oor trots te wees. Amateurs het die enigste ‘veilige faal’ stelsel van kommunikasie.”

Maar, het Hollingsworth ges daar is steeds te veel amateurs “wat nonsens aanjaag” op die lug. “Tot die mate dat jy hierdie oortredings op die lug toelaat, lewer jy ook jou bydrae tot die verval van amateurradio,” het hy ges .

Soos hy reeds in die verlede gedoen het, het Hollingsworth amateurs gemaan om bewus te wees van hoe hulle vir andere oor die lug mag klink. Deur die ontslape radiojoernalis Edward R Burrow aan te haal het Hollingsworth daarop gewys dat omdat jy halfpad om die aarde gehoor kan word, beteken nie dat jy

meer skrander is as wanneer jy “daar aan die onderent van die kroegtoonbank” gehoor kan word nie. Gedrag soos redekaweling en binnebakleiery oor die lug “sal amateurradio baie vinniger vernietig as enige spesifieke oortreding van re ls of ’n geidentifiseerde steurder op enige band,” het Hollingsworth ges Hy het die retoriese vraag gestel of dit die moeite werd is om die laaste woord in ’n op-die-lug argument in te kry om amateurradio ’n stap nader aan uitwissing te bring. Nog erger, het hy bygevoeg, is dat sulke gedrag die FCC se toepassingspoging weglei van die meer substansi le situasies soos indringers op 10-meter. Ons staan aan die vooraand van groot dinge,” het Hollingsworth ter afsluiting ges en het hy amateurs aangespoor om die nees ers en belasteraars ernstig op te neem.

HULP AAN QSL-BURO

Die SARL verneem graag van nog amateurs wat SARL-lede is en in die omgewing van die NARS (Randburg ens) woon en wat bereid is om te help met die sortering van QSL-kaarte. Vrywilligers kom asb in aanraking met Fritz Sutherland, ZS6ASF, by 012 997 1114 of by 083 304 0028. U hulp sal baie hoog op prys gestel word en onthou hoe meer hande hoe ligter die werk.”

SATV EKSPERIMENTE

Onthou die uitnodiging staan steeds om Vrydagaande vanaf 19:30 te kom deelneem aan Stadige Aftas TV-uitsendings en -ontvangs in die omgewing van Pretoria op die Magalies Radioamateurklubherhaler op 145,750 MHz. Kom geniet gerus hierdie aspek van die stokperdjie saam met hulle wat reeds aktief is.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur …….. as ’n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste. Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en in die Pretoriagebied op
145,750 MHz te luister. =91n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg. Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug.
U het geluister na ZS6SRL, dankie u dat u by ons aangesluit het
Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX